# Ons Kwartaalblad

Amptelike Orgaan van die Nederduitsch Hervormde
Gemeente van Bronkhorstspruit

# Jubileum Uitgawe

APRIL 1957

*Inwyding van Eerste Kerkgebou te Bronkhorstspruit*



*Psalmsing tot eer van die Here, want Hy het heerlike dinge gedoen; laat dit bekend wees op die hele aarde. Juig en jubel, o inwoners van Sion! Want die Heilige van Israel is groot in julle midde.* *Jes. 12 : 5 en 6.*



# Ons Kwartaalblad

Amptelike Orgaan van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Bronkhorstspruit





*Predikant*: Ds. J. D. STORM, Posbus 44, Bronkhorstspruit.

*Scriba*: BEN PRINSLOO, Posbus 21, Bronkhorstspruit.

*Kassier*: A. S. v.d. BERG, Erasmus Hoërskool, Bronkhorstspruit.

Jaargang 7. APRIL 1957. No. 1.

## VOORWOORD

*Hierdie uitgawe van ,,Ons Kwartaalblad" staan in die teken van ons Feesviering, om die feit te herdink van die oprigting van die eerste Kerkgebou van ons Gemeente op Bronkhorstspruit, waardeur Witfontein en Rhenosterpoort verenig het.*

*Met dankbaarheid kyk ons as Gemeente terug op die pad wat agter ons lê, en waarop die Allerhoogste ons so wonderlik gelei het. Die toekoms gaan ons in met die bede dat Hy ook op die pad wat voorlê, ons kennelik sal seën. Sonder Hom kan ons dit nie stel nie. Nie in ons persoonlike lewe nie, maar ook in ons gemeentelike lewe. Maar ons gaan die toekoms in met die oë gevestig op Hom, wat gister en vandag dieselfde is, en dieselfde bly tot in alle ewigheid toe.*

*In die hierop volgende bladsye word daar nie veel gesê van die geskiedenis van Witfontein nie, omdat dit vrywel goed bekend is, maar word daar meer die aandag gespits op Rhenosterpoort, en die geskiedenis van ons Gemeente na* 1905.



*Ouderling N. M. Prinsloo met die preekstoel van Witfontein.*
*Dit staan tans in ons konsistorie.*




## DIE GESKIEDENIS VAN BRONKHORSTSPRUIT SEDERT 1905

Gedurende 1905 is die ou sinkkerkgeboutjie van Witfontein afgebreek en op Bronkhorstspruit opgerig.

Die plaas Hondsrivier No. 361, die eiendom van wyle Mnr. C. J. G. Erasmus, is in 1904 as dorp uitgemeet, en die erwe is op 28 Januarie 1905 op 'n publieke veiling verkoop. Kort na die uitlê van die dorp Erasmus, tans Bronkhorstspruit, het die twee kerkplekke Witfontein en Rhenosterpoort daarheen verskuif.

Die hoeksteen van die eerste kerkgebou is gelê deur Oudl. A. D. W. Wolmarans op 3 Augustus 1905.

In verband met die inwyding van hierdie Kerkgebou deel Oudl. Hendrik Roets die volgende mee: Die gemeente het saamgekom op die Kerkplein, waar ouderling N. M. Prinsloo vanaf 'n stoel 'n kort toespraak gehou het, en o.a. gesê het: dat die ou Kerk van Witfontein nou verskuif is na Bronkhorstspruit, maar dit is nog dieselfde Kerk, aangesien van die boustof van die ou Kerk vir die nuwe gebruik is.

Die wydingsrede is gehou deur Dr. P. J. Muller, terwyl Ds. L. E. Brandt die Sondag gepreek het na aanleiding van Matth. 14, n.l. die onthoofding van Johannes die Doper.

Dr. P. J. Muller het by hierdie geleentheid sy afskeidswoord tot die Gemeente gerig na aanleiding van 1 Kor. 15: 14. Nadat oudl. A. D. W. Wolmarans die woord gevoer het, is die vertrekkende leraar toegesing Ps. 134: 3.

Op die 21ste Januarie 1911 is wyle Dr. H. C. M. Fourie georden as predikant van Pretoria met Bronkhorstspruit as standplaas. Die pogings dat die twee gemeentes van Pretoria (Witfontein en Pretoria), moes saamsmelt, wat op 27 April 1895 begin is, het naamlik in 1903 werklikheid geword.



*Dr. P. J Muller, Predikant van Pretoria, wat ook Bronkhorstspruit (wat destyds weer tydelik deel van Pretoria-gemeente was) bearbei het. Deur sy arbeid, gedra deur sy kragtige persoonlikheid, het die Nederduitsch Hervormde Kerk weer tot bloei en nuwe lewe gekom. Hy het ook met krag die teologiese opleidir.g van die Nederduitsch Hervormde Kerk — waartoe reeds in 1890 besluit is — begin en was die leermeester van wyle Di. Kuhn en J. J. Prinsloo.*

Van die bevestiging van Dr. Fourie deel Oudl. H. Roets die volgende uit sy herinneringe mee: Die bevestiging is waargeneem deur die besondere begaafde spreker Ds. C. J. L. Ruysch van Dugteren, wat na aanleiding van 2 Tim. 2: 1 o.a. gesê het: Daar word dikwels teveel van 'n predikant geëis. Waar hy ook maar van vleis en bloed is mag daar van hom nie teveel verwag word nie. Aan Dr. Fourie het spreker gesê: dat hy dikwels by 'n graf sal staan en woorde van troos sal moet spreek terwyl hy self behoefte aan troos sou hê. Aan die handoplegging het deelgeneem:



*Bevestiging van Dr. H. C. M. Fourie. 21 Januarie 1911.*

Ds. Ruysch van Dugteren; Ds. Jac. van Belkum; Ds. P. W. Ennis (wat Ds. Fourie toegevoeg het: "Wees opreg soos 'n duif en so versigtig as 'n slang"); Ds. J. J. Kuhn; Ds. J. J. Prinsloo J. J. s'n; Ds. A. Murray en Ds. D. J. Kriel van die Ned. Herv. of Geref. Kerk.

Dr. H. C. M. Fourie het sy intreerede gelewer aan die hand van Ps. 27: 4. Die Nagmaalsdiens is gelei deur Ds. P. W. Ennis wat gespreek het oor Josua 2: 18. Sondagmiddag het Ds. J. J. Prinsloo, J. J. s'n gespreek na aanleiding van Matth. 25 (die verstandige en dwase meisies), terwyl die aanddiens deur Ds. Murray waargeneem is met die tekswoord: Gal. 3: 13.

Dr. Fourie was 'n seun van die dapper Generaal J. C. Fourie, wat in die tweede vryheidsoorlog gesneuwel het in die slag van Witkloof, Carolina distrik. As jong seun het hy sy eerste opleiding aan die staatsgimnasium te Pretoria ontvang. Voor die aflê van die eindeksamen is hy egter na Holland om daar sy studies voort te sit. Sy studies het hy egter met die uitbreek van die tweede vryheidsstryd onderbreek om saam met sy volk te stry. Spoedig is hy aangestel as adjudant van die Generaal. Miskien vanweë sy studies in Holland en sy gebruik van Hollandse woorde en uitdrukkings het hy onder sy strydmakkers die bynaam van „Kaas" verwerf.



*Dr. H. C. M. Fourie*

Hy is na die oorlog terug na Holland om in 1910 die kandidaatseksamen in Teologie af te lê. In 1914 het hy die dokterandus-eksamen aan die universiteit van Utrecht afgelê.

Kort na sy terugkeer in 1914 het hy deelgeneem aan die gewapende protes teen deelname aan die eerste wêreldoorlog en wel as Kommandant. (Aan my is vertel dat hy in daardie periode slegs geantwoord het as hy as Kommandant aangespreek is.)

Hy is swaar gewond, gevange geneem en moes saam met ander Rebelleiers meer as 'n jaar in die ou fort in Johannesburg deurbring.

Na sy vrylating het hy weer die herderstaf in Bronkhorstspruit opgeneem, totdat hy in 1924 die beroep na Johannesburg aanvaar het.

In 1921 het hy die Doktersgraad in Teologie in Nederland verwerf op 'n uitmuntende proefskrif: „Amandebele van Fene Mahlangu en hun Religieus-Sociaal Leven." Vanweë sy groot kennis van bantoetale het die destydse regering hom benoem op 'n kommissie wat bepaalde naturelle-aangeleenthede moes ondersoek.

Die verkiesing in 1922 tot scriba van die Algemene Kerkvergadering het hy nie aanvaar nie, en so ook nie die benoeming in 1912 as hoogleraar.

Hierdeur het sy gawes en talente nie so tot hulle reg gekom as andersins die geval kon gewees het nie. Sy grootste diens aan sy Kerk en sy volk was egter as Bybelvertaler, en wel van gedeeltes van die Ou Testament. As huldeblyk hiervoor is deur die Universiteit van Pretoria hom die eredoktersgraad in Lettere toegeken.

Sy dood in 1939 was 'n groot verlies vir die Nederduitsch Hervormde Kerk.

As mens was hy eenvoudig, eerlik en reguit, met 'n besonder humorsin. Veral in sy Kategismus-prediking het hy hom onderskei. Steeds het hy hom van eenvoudige taal bedien.

Die hoeksteen van ons huidige Kerkgebou is op 27 April 1912 deur oudl. A. D. W. Wolmarans gelê.

Die wydingswoord op Saterdag 12 April 1913 is gehou deur Ds. Goddefroy na aanleiding van Ps. 84: 2 en 3.

Volgens deur Ouderling H. Roets meegedeel is, is die afskeidswoord in die ou Kerk deur Dr. Fourie gehou. Van die ou Kerk het die optog na die nuwe gegaan met ouderling J. J. Prinsloo vooraan, wat 'n oop



*Dr. C. H. Rautenbach*



*Dr. C. H. Rautenbach word georden. Bevestigingswoord deur Prof. Dr. J. H. Greyvenstein.*

Bybel gedra het. O.a. was ook teenwoordig Di. Jac. van Belkum; L. E. Brandt en J. J. Prinsloo.

Die opkoms Sondag was so groot dat ook die ou Kerkgebou gebruik is, waar Ds. J. J. Prinsloo die woord gevoer het na aanleiding van Joh. 3: 3.

Die namiddagdiens is deur Ds. Jac. van Belkum gehou met as tekswoord Openbaring 21: 5. Sondagaand het Ds. J. J. Prinsloo die woord gevoer na aanleiding van Gen. 11: 5. Hy het o.a. verwys na die harde woorde wat dikwels in Kerkraads- en Gementevergaderings gebruik word, waardeur soveel bitterhed veroorsaak word. Die slotsang was Ges. 75: 1. (Aldus Oudl. Roets.)

Na die vertrek van Dr. Fourie in 1924 was die gemeente vakant totdat Dr. C. H. Rautenbach op 22 Januarie 1927 alhier as predikant georden is.

Met vrug het Dr. Rautenbach hier gearbei totdat hy in 1930 die beroep na Pretoria aangeneem het, waar hy gestaan het totdat hy, met die afstigting, in 1934 predikant van Noordelike Pretoria geword het.

In 1939 het hy die benoeming as Professor aan die U.P. aanvaar (en lektor vanweë die Kerk). Tans is hy Rektor van die Universiteit van Pretoria.



*Dr. E. S. Mulder*

Op 19 Julie 1931 is Ds. E. S. Mulder as Leraar van hierdie gemeente bevestig. Onder sy bearbeiding het die gemeente so gegroei dat in 1933 „Van der Hoff" afgestig het en in 1939 die Gemeente Rust-der-Winter. Met die afstigting van Silverton in 1939 moes Bronkhorstspruit ook weer lidmate afstaan.

Op 21 Januarie 1954 het Ds. Mulder die Doktersgraad verwerf. Sy benoeming as opvolger van Prof. B. Gemser het hy in 1956 aanvaar.



*Dr. G. J. J. Roos*

Ds. G. J. J. Roos het hierdie gemeente vanaf 13 Januarie 1945 bearbei totdat hy in 1946 die beroep na Primrose aanvaar het. Tans staan hy in die Gemeente Kempton Park.

Sedert 25 Oktober word die gemeente bearbei deur Ds. J. D. Storm.

*Ds. J. D. Storm*



*Foto: Du Preez Broers*

## DIENSPROGRAM

| | | |
|---|---|---|
| April | 28. | Cullinan, 3 nm. |
| Mei | 5. | Bronkhorstspruit, 10.30 vm. en 7 nm. |
| | 12. | Wyk Oudl. J. M. Prinsloo. |
| | 19. | Bronkhorstspruit, 10.30 vm. en 7 nm. |
| | 26. | Wyk Oudl. E. Botha. |
| Junie | 2. | Bronkhorstspruit, 10.30 vm. en 7 nm. |
| | 9. | Wyk Oudl. Z. L. de Beer. |
| | 16. | Bronkhorstspruit, 10.30 vm. en 7 nm. |
| | 23. | Wyk Oudl. J. Nel. |
| | 28. | Wyk Oudl. I. van Eck. |
| Julie | | Verlofmaand. |
| Aug. | 4. | NAGMAAL. |



**DIENEDE KERKRAADSLEDE — JANUARIE 1957.**

*Agter* (*v.l.n.r.*): Diakens W. Bodenstein; M. J. Pelser; J. B. Venter; P. F. Prnsloo; P. W. Nel; J. Snyman; L. Steenkamp; J. Joubert; F. J. Venter; R. Jones; J. Prinsloo en F. J. Venter.

*Sittende*: Ouderlinge: P. B. N. Prinsloo; I. van Eck; P. J. Prinsloo; J. M. Prinsloo; A. Joubert; B. F. Greyling; G. M. Claassen; P. C. M. Prinsloo; P. K. Breytenbach; J. Nel; Ds. A. J. Nolte (*Konsulent*); J. v.d. Merwe; J. J. Prinsloo; E. J. Botha; S. J. C. Botha; G. Lourens; G. Koekemoer; J. Rudolph; J. Bekker en J. F. Strydom.

*Voor*: Z. L. de Beer; N. M. Prinsloo; Br. A. S. v.d. Berg (*Kassier*); H. P. Wolmarans; P. Spang; Diak. B. Prinsloo; Oudl. H. van Emmenes; Diakens J. Smit en C. J. Muller.

*Inlas*: Oudl. M. J. Prinsloo en Ds. J. D. Storm.

## IN MEMORIAM

Aan hulle, wat die afgelope kwartaal dierbares deur die dood verloor het wil ons hiermee ons opreg gevoelde meegevoel betuig, met die bede dat ons Hemelse Vader hulle na die rykdom van sy Gees sal vertroos.

Op die 14de Februarie is oom Koos Venter van Hoogstede, in die ouderdom van 62 jaar oorlede.

* * *

Oom Japie Joubert van Waaikraal is op 59-jarige leeftyd op die 15de Februarie oorlede.

* * *

Na 'n lang siekbed is oom Frans Spang in die ouderdom van 75 jaar op die 21ste Februarie oorlede.

* * *

Na 'n siekbed van slegs vyf dae is op die 21ste Februarie op 65-jarige leeftyd oorlede tant Catharina Redders. So het sy haar man, oom Wiets Redders, gevolg wat in November 1956 heengegaan het.

---

### LIDMATE AANGENEEM BY DIE INWYDING VAN ONS EERSTE KERKGEBOU TE BRONKHORSTSPRUIT

By geleentheid van die inwyding van die eerste kerk op Bronkhorst-



*Oud-ouderling R. J. C. Jansen, wat op 8 Desember 1905 lidmaat geword het. Hy het ons gemeente baie jare lank getrou as Kerkraadslid gedien.*

spruit, Desember 1905, is die volgende persone deur Dr. P. J. Muller aangeneem op 8 Des. 1905:

Susanna Dorveling; Jacoba Dorveling; Dorethea v.d. Merwe; Johanna Prinsloo; Petronella S. Prinsloo; Catharina Prinsloo; Hester Prinsloo; Aletha Prinsloo; Catharina Viljoen; Magdalena Badenhorst; Maria van Staden; Elizabeth Piater; Anna Bronkhorst; Aletha Engelbrecht; Elizabeth Prinsloo; Petronella Booyse; Hester Prinsloo; Maria Jonker; Carolina Booyse; Johanna Pretorius; Anna van Eck; Rachel Bronkhorst; Isabella Bronkhorst; Markie Breytenbach; Roelof Jansen; Casper Snyman; Jacobus Venter; Salomo Coertse; Jan Muller; Jacobus Venter; Petrus Prinsloo; Ferdinand Grobler; Willem Roos; Willem van Eck; Tobias Roets; Willem Pelser; Lucas Bronkhorst; Gert Nagel; Johannes Oosthuizen; Paul Breytenbach; Cornelis Bronkhorst; Jacobus Oberholzer; Philippus Minnaar; Joachim Prinsloo.

---

## OUDERLING J. P. PRINSLOO

Wyle Ouderling J. P. Prinsloo. Joachim Petrus Prinsloo (in die wandel algemeen bekend as Swart Achim) is gebore op 13 Maart 1874 op Witfontein as die seun van Barend Prinsloo en Martha Prinsloo, dogter



*J. P. Prinsloo*

van die bekende Vaal Marthinus Prinsloo uit die dae van die Witfonteiners en die Kerkvereniging.

Hy het deelgeneem aan verskillende kaffiroorloë, b.v. Madjadjie en Mpefu in die Zoutpansbergse wêreld en hom onderskei as 'n vegter van die eerste rang in die tweede Vryheidsoorlog.

In skermutselinge met die Engelse te Colenso, Spioenkop, Bosrand, Donkerhoek, Bakenlaagte en so meer, het hy sy man gestaan en was hy soos 'n dapper held altyd op die voorpunt, en daar waar die geveg die hewigste was.

In die geveg van Bakenlaagte, op 30 Oktober 1901, het hy die spore van Kol. Benson (wat later aan sy wonde beswyk het), afgehaal. Later is hy self in die geveg gewond. In die laaste slag van betekenis, n.l. te Boesmanskop het sy vader gesneuwel. Saam met Genl. Louis Botha het hy op 6 Junie 1902 by Kraalstasie by Vereeniging, naby Heidelberg wapen afgelê.

Vyf-en-vyftig jaar lank het hy saamgeleef met Johannes Cornelius (tant Hansie), gebore 23 Julie 1882, dogter van Gerrit Pieter Bezuidenhout, wat in sy jong dae 'n vermaarde grootwild jagter was.

Uit hierdie huwelik is vier seuns gebore, waarvan drie nog in lewe is. Die oudste van die drie seuns, Ben, dien tans as diaken en scriba.

Hy was 45 jaar lang kerkraadslid, vanaf 1906 tot 1912 as diaken en daarna as ouderling op Bronkhorstspruit, en ook enkele jare op Delmas en daarna weer op Bronkhorstspruit.

Baie jare lank was hy lid van die H.E. Algemene Kommissie. Ook die gemeenskap het hy vir baie jare gedien, b.v. 40 jaar lid van die oudste en eerste Geloftefeeskommissie, na die oorlog, waarvan hy 37 jaar voorsitter was.

Tien jaar lank het hy op die skoolraad gedien, en ook op die weëraad. Vir baie jare was hy kommandant van die kommando Pretoria-Suidoos.

Hy was besadig maar beslis in sy optrede, onwrikbaar in sy oortuiging, maar met 'n ope oog vir die tekortkominge van andere.

'n Man, getrou aan Land en Volk en trou aan sy vriende, was hy iemand op wie mens onder alle omstandighede kon staatmaak. Hy was werklik 'n krag in ons gemeente.

Op Nuwejaarsdag 1954 het hierdie stil, beskeie man, in die ouderdom van 79 jaar en 10 maande heengegaan.

# *P. K. en J. M. Breytenbach*



Op 18 Augustus 1879 is Philippus Karel Breytenbach gebore as seun van Andries Breytenbach en Rachel Gezina Philippina Prinsloo te Hartbeestspruit. Later het hy hom op Kameelpoort gevestig, waar hy tans nog woon.

Hy is getroud met Judith Magdalena Snyman (gebore 4/10/1883).

Hy het nou alreeds ons gemeente as Kerkraadslid 41 jaar gedien, waarvan 4 jaar as diaken.

Hy was 36 jaar lank lid van die Geloftedagfeeskommissie, eers as sekretaris en daarna as voorsitter. Steeds het hy as koster in sy omgewing by begrafnisse opgetree.

Uit hierdie huwelik is daar een seun en drie dogters gebore, waarvan een dogter oorlede is.

Op 27 Oktober 1901 is hy, in die tweede vryheidsoorlog, te Kameelpoort gevange geneem en nadat hy in gevangenskap was in Natal, te Kaapstad en te Paardekop, is hy na Bermuda gestuur. In 1902 is hy na die Unie teruggebring.

Kalm in sy oordeel, en onkreukbaar in sy trou dien hy met onverpoosde ywer ons Gemeente.

# *RELAAS*

## VAN DIE GEMEENTE BRONKHORSTSPRUIT

Die vernaamste vereiste vir geskiedskrywing is dat dit 'n ware relaas sal wees van wat gebeur het. Op versoek van Ds. J. D. Storm wil ek dan ook die een en ander meedeel van wat gebeure het toe die konsulentsgemeentes Witfontein en Rhenosterkop bestaan het. Soos u seker weet het hulle later een gemeente geword, en wel die gemeente Erasmus, tans Bronkhorstspruit. Die gemeente Witfontein met standplaas Witfontein, en Rhenosterkop was konsulents-gemeentes van Pretoria. Die gemeentes Witfontein-Rhenosterkop-Bronkhorstspruit het by besluit van die Algemene Kerkvergadering in November 1869, dieselfde grense gehad as Pretoria. Eersgenoemde plaas het aan wyle ouderling M. J. Prinsloo (Vaal Martiens) behoort, laasgenoemde aan Diaken A. J. de Lange. Laasgenoemde plaas, Rietfontein, tans Bronkhorstspruit distrik, het nog die ou kerkgebou daar, terwyl te Witfontein slegs die fondament oor is. Rede hiervoor is dat die gemeente Witfontein van standplaas verander het en 'n kerkgebou te Bronkhorstspruit (Erasmus) opgerig het.

Minder bekend is die feit dat die kerkgebou op Rhenosterkop (op die hoeksteen staan slegs: Nederduitsch Hervormde Kerk 1889) die tweede kerkgebou daar is. Van die ou klein geboutjie is haas niks oor nie.

Dit het die twee konsulentsgemeentes nog nader aan mekaar gebring. Waar afstande nie te groot is nie, is samewerking baie makliker. Dit was ook nie moeilik om te amalgameer nie. Daar was goeie samewerking tussen die kerkrade.

Witfontein was 'n konsulentsgemeente van Pretoria; by besluit van die Algemene Kerkvergadering, November 1869, met dieselfde grense as Pretoria.

In skrywer se besit is nog 'n „Instructie en Reglement voor de Financieele Commissie, Vaststellende de rechten en bevoegdheden der afdelingen Pretoria en Bronkhorstspruit, goedgekeurd door den Kerkeraad in zyne vergadering gehouden te Pretoria op 15 Februari 1910, en vervangende de regeling d.d. 7 December 1906."

Hierdie Instructie' 'is gedruk deur „De Atlas Drukkery", Bus 776, Pretoria, en geteken deur wyle Ds. C. J. L. Ruysch van Dugteren, voorsitter, en Th. M. Reese, scriba. Dit blyk dat wat Bronkhorstspruit betref, die volle Kerkraad op 14 Oktober 1910, die „Instructie en Reglement voor

de Financieele Commissie op Bronkhorstspruit," die ,,Instructie en Reglement d.d. 1 Juni 1905" vervang het.

Die eerste ou sink-kerk wat van Witfontein af verplaas is na Bronkhorstspruit, was opgerig in die buurt waar die teenswoordige werkswinkel van die heer J. J. C. Naude op die kerkgronde staan na die konsistorie se kant toe. 'n Vollediger beskrywing van die Gemeentes Pretoria en die Konsulentsgemeente Pretoria (wat Witfontein geword het), vind u volledig op bladsy 119 van Prof. Dr. S. P. Engelbrecht se IIde deel van ,,Geschiedenis der Nederduitsch Hervormde Kerk in Zuid-Afrika," 1925. Hier word die geskiedenis deeglik beskryf.

Toe uiteindelik oorgegaan is tot die bou van die teenswoordige kerkgebou, is 'n boukommissie aangestel. Die korrespondensie i.d.v. is in skrywer se besit. Die sekretaris was wyle die heer W. J. Geerling, van die Rekenmeesters-firma Taylor en Geerling, Pretoria.

Uit my geheue kan ek nog enkele lede van die Kommissie onthou, nl. die sekretaris, W. J. Geerling, ouderlinge D. J. E. Erasmus (oom Daniel Doors), A. D. W. Wolmarans en N. M. Prinsloo.

Daar was 'n prysvraag van £40 uitgeskryf (ook in skrywer se besit) en die meerderheid van die Kommissie het besluit op 'n bouplan van Argitek de Witt. Hierdie plan het die gehoor meer om die preekstoel gegroepeer en sou dieselfde sitruimte as die teenswoordige kerk beslaan. Volgens deskundiges sou die akostiek ook doeltreffender wees. Daar is egter, na heelwat disputasie, op die plan van Mnr. P. Westmaas besluit.

Besonderhede van Argitek en Boumeesters vind u op die hoeksteen van die kerk. Die ander een is van die ou sink gebou. Die dokumente van die kerk te Witfontein is ook in die hoeksteen. Die eerste is gelê op die 3de Augustus 1905 en die tweede een op 27 April 1912. Beide hoekstene is gelê deur wyle ouderling A. D. W. Wolmarans. Die dokumente van Witfontein is tydens die Anglo-Boere oorlog, uit vrees vir vernietiging, verwyder deur ouderling N. M. Prinsloo en die heer (later ouderling) N. M. J. van Rensburg, en in 'n klipskeur by die teenswoordige Bronkhorstspruitdam versteek. Klaarblyklik het Witfontein nie 'n hoeksteen gehad soos ons dit vandag ken nie.

Saam met die bou-kommissie het hulle predikant, Dr. H. C. M. Fourie, gewerk, 'n man wat op sy gebied nie volle erkenning ontvang het nie, hoewel die ou T.U.K. hom later 'n ere-Doktorsgraad toegeken het.

Mag hier bygevoeg word dat die kerkplaas Witfontein die eiendom is van ons teenswoordige scriba, Br. Ben Prinsloo; Rhenosterkop behoort aan Br. A. J. de Lange, 'n seun van die destydse diaken A. J. de Lange en self later ouderling van ons gemeente.

Dit sal goed wees as die broeders die plekkies aan die gemeente wil afstaan.

Sover Witfontein betref, was daar reeds deur skrywer (onder aandrang van wyle Ds. J. J. Prinsloo, onderhandelings met die vroeëre eienaar hieroor. Hy het dit as kerkeiendom beskou, en bereidwillig toegestem dat daar 'n gedenkteken op die ou fondament opgerig word en dit afgekamp word.

Die erwe waarop die pastorie staan is verkry en aangekoop van wyle die heer Turkstra. Die argitekte was Mnre. Kraan en Weyers en die boumeester Mnr. Lampen.

Besef ons wel dat die ontberings en opofferings van daardie geslagte dit vir ons moontlik gemaak het om tans in 'n mate van weelde te lewe? Die vervoer was uiters stadig en minder gerieflik as tans, ook wat die destydse leeraar betref. Hulle handelswyse en toewyding moet baie persoonlik gewees het en die gemeentelede het nie agtergestaan nie.

Die volgende drie predikante wat in ons gemeente gestaan het, het almal soos volg gedoktoreer: Dr. H. C. M. Fourie promoveer op Vrydag, 30 September 1921, onder die Hooggeleerde Dr. Visscher om 3 nm. aan die Ryks-Universiteit te Utrecht, op gesag van die Rektor Magnificus Dr. J. A. C. van Leeuwen, Hoogleeraar in die Godgeleerdheid.

Dit was ook Dr. Fourie, een van ons Bybelvertalers, wat reeds in 1921 die aandag in sy Stellings daarop gevestig het dat dit foutief is om, soos in 1 Konings 20—31 te sê: „koorde . . . ." Dit moet lees: „roubande om hulle hoofde." Die Afrikaanse Bybel het dit dan ook so, maar nie die nuutste Zulu Bybel en die ou Nederlandse nie. Roubande: „izinqwasi". is korrek, maar nie „izintambo" nie.

Dr. C. H. Rautenbach se verhandeling in die Sielkunde in 1932, aan die Universiteit van Pretoria, onder die Hooggeleerde Dr. T. J. Hugo oor: „Sedelike Waardering, 'n Kritiese Studie oor McDougall se Sielkundige leer van Sedelike Waardering."

Sy eksaminatore was Dr. Brugmans van Groningen in Nederland en Dr. Paul Skawran, vroeër van U.P.

Dr. E. S. Mulder, op Donderdag, 21 Januarie 1954, aan die Ryks-Universiteit te Groningen, om 4.30 nm. onder die Rektor Magnificus Jhr. Dr. P. J. van Winter, Hoogleeraar in die Fakulteit Lettere en Wysbegeerte. Sy Promotor was die Hooggeleerde Vriezen.

— N. M. PRINSLOO.

22 Februarie 1957.

## PROTOCOL DER HOEKSTEENLEGGING VAN DE NED. HERV. GEMEENTE TE BRONKHORSTSPRUIT

Op heden den 3den dag van Augustus van het jaar Onzes Heeren een duizend negen honderd en vijf (1905) des namiddags ten 2 ure had de hoeksteenlegging plaats van de Kerk der Ned. Herv. Gem. te Bronkhorstspruit.

Deze plechtigheid werd op verzoek der Bouwcommissie verricht door den Weledel Gestr. Heer A. D. W. WOLMARANS, lid van den Uitvoerenden Raad der gewezen Zuid-Afr. Republiek.

Het schriftwoord op dezen steen gebeiteld drukt volkomen uit de Belijdenis onzer gemeente. (Efeze II vers 20.)

Door de uitlegging van Bronkhorstspruit als een „Dorp" werden de beide afdeelingen Witfontein en Renosterpoort tot eene afdeeling van de Ned. Herv. Gem. Pretoria gevormd.

Zij bestonden als eene Consulents-Gemeente vanaf 1868 onder Consulentschap van den Weleerw. Heer wijlen Ds. G. W. Smits van Rustenburg.

Bij de stichting van deze Consulents-Gemeente werden tot kerkeraadsleden gekozen de Brs. J. F. Schutte en J. B. Wolmarans, ouderlingen en de Brs. M. J. Prinsloo en G. Snijman, diakenen.

Aan de Vereenigingen der Ned. Herv. Kerk met de Ned. Ger. Kerk in 1885 nam deze Consulents-Gemeente geen deel, maar besloot als Ned. Herv. Kerk te blijven voortbestaan.

Op de Gemeente-Vergaderingen van Renosterpoort en Witfontein resp. d.d. 15 April en 13 Mei 1905 gehouden, werd besloten het Kerkgebouw van Witfontein naar Bronkhorstspruit over te brengen en daaraan de noodige uitbreiding te geven. De kosten aan deze overbrenging en uitbreiding verbonden werden door vrijwillige bijdragen gedekt.

Moge dit Kerkgebouw gewijd zijn aan den dienst van den Drie-Eenigen God;

Worde binnen zijne muren vele onsterfelijke zielen voor Christus gewonnen;

Zij het een krachtig getuigenis van het voortbestaan van het

Afrikaansche Volk en een monument voor de handhaving van de Taal en den Godsdienst onzer vaderen.

* * *

Op den dag der hoeksteenlegging bestond de Kerkeraad uit:

*den Predikant*: Prof. Dr. P. J. Muller, Voorzitter van den Kerkeraad.

*de Ouderlingen*: A. D. W. Wolmarans, J. J. Prinsloo, N. M. Prinsloo, D. H. S. Jacobs, J. B. Wolmarans, W. van Manen, J. J. F. Brits, J. G. Duvenage, J. A. Duvenage, F. A. Smit, J. N. Roets, D. J. C. Riekert, J. H. Greyling, W. J. Geerling, J. W. Fisher, N. J. Bronkhorst, R. J. Minnaar, P. W. Botes, D. J. Riekert;

*de Diakenen*: B. J. Booysen, M. C. Duvenage, J. A. P. Oberholser, P. J. Grobler, L. N. Robbers, P. J. Smidt, H. F. Prinsloo, J. P. Roux, Ph. Prinsloo, J. C. Ras, P. G. Viljoen, J. H. de Loor, J. C. Reyneke, D. J. Erasmus, J. D. Venter, J. J. Heyneke, A. Bos, J. A. Smit, P. J. Voorloop, Joh. Boerstra, S. K. Griffiths, M. S. J. C. van Tyen en L. L. Steen (Scriba van den Kerkeraad).

De Kerkeraad benoemde in zijne vergadering d.d. 1 Juni 1905 de Brs. N. M. Prinsloo, J. G. Duvenage, J. J. Prinsloo, D. J. Riekert, D. J. C. Riekert, M. C. Duvenage, H. F. Prinsloo, en D. J. Erasmus van de afdeelingen Renosterpoort en Witfontein en Br. A. D. W. Wolmarans van de afdeeling Pretoria (Dorp) tot eene Bouwcommissie.

Deze Commissie heeft op den derden dag van Augustus 1905 bovenstaand protocol opgemaakt en dit met bijvoeging van een Ex. der Wetten en bepalingen der Ned. Herv. Kerk, een Ex. van de Notulen der laatst gehouden Algemeene Vergadering, twee geschriften van de Weleerwaarde Heeren G. W. Smits en N. J. van Warmelo, te voren zich bevindende onder den hoeksteen van het kerkgebouw te Witfontein, benevens een Ex. der laatste nos. van het Officieel orgaan der Kerk „DE TRANSVAALSCHE KERKBODE" en van de Volkstem onder den hoeksteen gelegd.

*De Bouwcommissie voornoemd*:

w.g. N. M. Prinsloo, Voorz.
„ J. G. Duvenage.
„ J. J. Prinsloo.
„ D. J. Riekert.
„ D. J. C. Riekert.
„ M. C. Duvenage.
„ H. F. Prinsloo.
„ D. J. Erasmus.
„ A. D. W. Wolmarans.

# Rhenosterpoort.

Die Konsulentsgemeente van Pretoria wat in 1869 gestig is, was bestemd om in die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk van beslissende betekenis te wees. Een van die eerste kerkplekke in die distrik was die plaas van die heer P. Minnaar. Later is ook kerk gehou op Witfontein, die plaas van ouderling (Vaal) Martinus Prinsloo, en reeds in Oktober 1871 was daar ook kerk op Rhenosterpoort, die plaas van die heer P. J. Muller, en later ook op Vlakfontein, die plaas van kommandant Salmon Prinsloo. Ds. G. W. Smits van Rustenburg was die konsulent en het vir die kerkviering daarvandaan oorgekom. Die gemeente het gegroei, en op 16 Oktober 1875 is die heer P. J. Muller wat toe reeds vyftig jaar oud was, as ouderling vir die wyk Rhenosterpoort gekies waar hy met die kerkviering aldaar wat op 6 en 7 November plaas gevind het, in hierdie amp bevestig is. Op Rhenosterpoort was toe reeds 'n kerkgeboutjie. Dit kan nie met sekerheid gesê word wanneer dit gebou is nie, maar dit was waarskynlik die eerste bedehuis wat die gemeente gehad het.

Soos bekend het die Konsulentsgemeente sy ontstaan te danke gehad aan moeilikhede wat daar met ds. A. J. Begemann in Pretoria was. Maar na die aftrede van ds. Begemann in 1872 het die kerkraad en die gemeente egter besluit om tog nie met die ou gemeente te herenig nie, maar om 'n afwagtende houding in te neem en eers te sien *wie* in Pretoria beroep sou word. Die vakature het in Pretoria nogal langer geduur dan verwag is. Baie ou Hervormdes het wantrouend gestaan teen die neiging in Pretoria om 'n predikant uit die Kaapkolonie te beroep, en wou beslis iemand uit Holland gehad het. In 1873 is ds. Van Warmelo wat konsulent van Pretoria was, na Holland en een van sy opdragte was om 'n predikant vir Pretoria te soek. Maar tydens sy afwesigheid is agter sy rug van uit die Kaapkolonie geknoei om 'n predikant vandaar na Pretoria beroep te kry, waardeur hy sy opdrag nie kon uitvoer nie. Hy was baie verontwaardigd hieroor en het met sy terugkoms as konsulent van Pretoria bedank, en met hom het ook 'n paar kerkraadslede bedank en by die konsulentsgemeente aangesluit. Een van hulle was die bekende en invloedryke Christiaan Joubert. Uiteindelik is ds. H. S. Bosman beroep en is in 1867 op Pretoria bevestig. Hy was 'n Kapenaar wat sy kinderjare in Transvaal deurgebring het en was deur en deur Kaaps georiënteer. Die krekraad en gemeente van die Konsulentsgemeente het dan ook baie huiwerig teenoor hom gestaan. 'n Paar maande na sy bevestiging het hy die Konsulentsgemeent gvra om hom toe te staan om in die kerkgebou op Rhenoster-



*Dr. S. P. Engelbrecht*

poort kerk te hou, maar die kerkraad het besluit dat „dese op dit oogenblik geen vrijheid gevoelt aan dit verzoek te voldoen, omreden men zijn Weleerwaarde nog onbekend is, en ook niet kan oordeelen wat het gevoelen der gemeente dienaangaande is". En tegelyk is ook besluit om ds. Van Warmelo wat by afwesigheid van ds. Smits op 1 Februarie 1877 op Rhenosterpoort sou kerkhou, ook op Witfontein te laat preek. Daardie ou mense het dus meer vertroue gehad in ds. Smits en in ds. Van Warmelo as in ds. Bosman.

Die gevoel van afkeer om met die gemeente van ds. Bosman saam te smelt, het al hoe sterker geword, waarskynlik deur sy Engelsgesinde optrede tydens die anneksasie-periode. En toe hy op 8 Mei 1878 'n brief aan die kerkraad geskryf het en die ineensmelting voorgestel het, het die kerkraad hom op 28 Oktober hierop geantwoord en die saak beslis van die hand gewys en gesê: „De kerkeraad wenscht volstrekt in geene verdere correspondentie over eene eenmaal afgehandelde zaak te treden."

28 Oktober 1880 het 'n sekere D. J. Pieterse wat nie lid van die Konsulentsgmeente was nie, in 'n brief aan die kerkraad gevra dat ds. Bosman toegelaat sou word om in die kerkgebou op Rhenosterpoort te preek.

Die kerkraad wat op 31 Oktober daar vergader het, het dit met beslistheid van die hand gewys.

In 1882 is in die gemeente 'n tweede kerkgebou opgerig en wel te Witfontein, wat meer en meer die konsentrasiepunt van die gemeente geword het. Na die Mapog-oorlog in 1883 word die kerkplek op Rhenosterpoort met die naam „Vredenburg" aangedui. Miskien was die mense van plan om daar 'n dorp te stig wat hierdie naam sou dra, ter herinnering aan die goeie afloop van die oorlog. Deur die sogenaamde kerkvereniging het daar egter niks van gekom nie. Toe die kerkgebou van Witfontein vyftig jaar gelede na Bronkhorstspruit verplaas is, het dit die middelpunt van die gemeente geword en is daar voortaan geen kerkvierings op hierdie twee ou kerkplekke gehou nie.

S. P. ENGELBRECHT.

---

# Herinneringe

## UIT ONS BRONKHORSTSPRUIT SE DAE

Dit was Saterdag 18 Julie, 1931. Onder die ou groot platanebome langs die pastorie het die gemeentelede saamgekom waar ons die middag ontvang sou word. In die lekker warm sonnetjie het, onder die leiding van Ds. Barger, die konsulent, alles ewe vlot verloop. Die dag daarop het die bevestiging plaasgevind deur my ou studievriend, Ds. J. J. Prinsloo, toe nog van Johannesburg, 'n seun van die gemeente. Die intreepreek, met teks, Rom, 1: 11, 12, het die middag plaasgevind. Na die middagdiens is almal huistoe, en my vrou en ek, pas toe getroud, het ons intrek in die pastorie geneem. Danksy die arbeid van 'n aantal gemeentelede, het ons skamele meubeltjies, in die groot pastorie van twaalf vertrekke, op hulle plek gestaan.

Dis Dinsdagmôre. Ons moes 'n besem hê, ek het een gaan koop, en onderwyl ek weg was, kom ons eerste besoeker — hy kom verneem wanneer die jong predikant nou wil kom huisbesoek doen, want daar

het nou al twee dae verloop sedert die bevestiging. Die volgende dag is daar 'n begrafnis in die distrik. My vrou bly tuis om nog reg te maak. Weer daag die oom op en vestig my vrou se aandag daarop dat die herder tog maar nalatig is — daar is skapies wat brandsiekte het. Die werk in die gemeente het begin, huisbesoek en buitedienste en watter uitgestrektheid. Behalwe die gemeente in sy teenwoordige omvang het dit nog ingesluit 'n groot deel van die teenwoordige Delmas-gemeente, die grootste gedeelte van Vander Hoff (waar die dorp Groblersdal nou is het daar 'n poskantoortjie van sowat agt voet in vierkant van rooi stene, Latour, gestaan, dit was al), die teenwoordige gemeente van Marble Hall, die grootste gedeelte van Rust der Winter en 'n deel van Silverton-gemeente. Daarby het 'n aantal konsulentsgemeentes gekom, want die hele Ring van Lydenburg het toe drie predikante gehad, nl. ds. Barger op Middelburg, Ds. Joh. Dreyer op Ermelo en ek op Bronkhorstspruit. Paaie was daar eintlik nie, 'n teerpad was iets vir 'n stad. Vasval en pap bande was sommer iets gewoons. Ek dink nog aan die huisbesoek by Oom Bommie Botha onderkant Renosterkop. Ons moes deur Wilgerivier. Die drif is te diep. Die enigste uitweg, Ouderling Adriaan de Lange en ek moes skoene en kouse en broek uit trek om deur te kom en onder die water wat so halflyf was, het daar sulke geniepsige ronde glad klippe gelê. Die deurtog het nooit sonder nerwe en bloed plaasgevind nie. Op Kwaggafontein by Oom Daniel Engelbrecht moes ons 'n hele dag versuim om die kar reg te maak, nadat hy oor 'n onsigbare klip op die middelmannetjie geskuur en toe gewip het, maar Oom Daniel was 'n goeie smid en het hom reggekry. Op 'n dag het ons naby Enkeldoorn die kar opgehang aan 'n klip onder die water. Ons drie, Oom Paul Bester, Soon Prinsloo en ek het 'n hele dag gespook om hom daar uit te kry en hoe het ons daaruit gesien na die affêre. In die Elandsrivier op Tweedespruit het ons blystaan in die sterk aangroeiende rivier. In stilte het Oom Louw Swanepoel en ek gebid om uitkoms. Ons het uitgekom en twee dae lank was ons vasgekeer by Meester Lugtenburg tussen Elandsrivier en Tweedespruit. Ons kon nie voor of agteruit nie. Dit was goeie en lekker ou dae. Die buitedienste, elke jaar mooi volgens program afgewerk, hier in 'n skool, daar in 'n waenhuis, dan in 'n tabakskuur, onder bome of onder bokseile. Ons dink aan die ou garde van daardie tyd, meeste van hulle het reeds die rus ingegaan, oom Swart Agom, Gert Prinsloo, Nicolaas Viljoen, Flippie Minnaar, Hans Prinsloo (Silwer), Piet en Nicolaas van Rensburg, Louw Swanepoel, Koos Botha, Gaaf Roets, Ben Snyman, Ou oom Paul Prinsloo, Jaap Vermaak, Abraham Greyling, Koos Breytenbach, Johan Gauche, Petrus Vermaak, Koos Venter.

Daar was ook moeilike tye, die depressiejare. Die gemeente het 'n groot basaar beplan vir April 1936. 'n Kommissie bestaande uit Oom Swart Agom, Oom Gommie Prinsloo en ek moes die gemeente deurkruis.

Die skuld het gedruk, maar die offervaardigheid was daar. Die sending was voorspoedig. Ons het 130 beeste gekry. Aprilmaand het aangebreek Dit was ook die 50 jarige herinnering aan die besluit van die gemeente Witfontein om nie met die Kerkvereniging saam te gaan nie. 'n Gedenkplaat is aangebring en van die 32 predikante van die kerk in daardie tyd was daar 22 op Bronkhorstspruit met die geleentheid. Daar was 232 waens op die plein en 450 tente opgeslaan. 'n Groot markiestent is op die plein opgeslaan vir die basaar. Daar was van alles, beeste en skape, hoenders en eende en droë perskes (sakke en sakke vol), rolle tabak en swepe en karwatse, jukke en stroppe en skeie, velstoele, handwerk, naaldwerk en konfyte, letterlik alles wat mens oor kon dink. 'n Groot ete en 'n braaivleis die aand. Maar geld was bitter skaars, beeste is verkoop vir £1-10/, skape vir 6/- en hoenders vir 9d. Die resultaat, ons was baie bly, £930. Vandag sou dit seker 'n goeie £3,000 opgelewer het. Kerkraadsvergadering dit het geduur van Vrydagmiddag tot Sondagaand met die dienste as tussenpose. Ons het gesukkel om inkomste en uitgawe te laat klop, maar dit het gegaan.

Danksy die bereidwilligheid en finansiële steun van die Kerkraad is in 1938 drie jaar studieverlof toegestaan en het ons vertrek na Holland. Die oorlog het die planne in die war gestuur en in begin 1940 het ons na die gemeente teruggekeer. Dit was 'n weersien met blydskap. Dit was die oorlogsjare, gevoelens het soms hoog geloop. Ekonomies het die toestande verbeter en hierdie kant van die gemeentelike sake het geen sorge meer gebaar nie. Nog vier jaar het ons in die gemeente gebly en toe aan die einde van 1943 die roep van die gemeente van Springs gekom het, het ons gemeen om daaraan gehoor te gee en in Januarie 1944, het ons vertrek.

Dit was gelukkige jare, die byna dertien wat ons in Bronkhorstspruit deurgebring het. Saam kon ons werk en saam kon ons ook geniet het. Die eerste tyd na ons vertrek het ons gereeld nog elke maand weer teruggegaan daarnatoe. Om die penne na soveel jare uit te ruk val nie maklik nie en daar is vriendskapbande gelê wat die lewe deur sal duur. Na ons koms in Pretoria, het daar in die kerkraad op Pretoria een tyd nie minder as 25 lede gedien wat of uit Bronkhorstspruit se gemeente kom of in een of ander betrekking gestaan het tot die gemeente daar. Hulle was die manne wat ook hier bygestaan het om hulle vroeëre predikant te help. Daarin het ek gemeen iets van die vrug van die arbeid van daardie jare te sien. Steeds dink ons met genoeë terug aan daardie tyd — die eintlike vormingsjare van my vrou en van my. Daar is ons kinders gebore en ons dae van jeugdige ywer deurgebring. Mag die Heer in die toekoms ook sy vriendelike aangesig oor die gemeente verhef en u seën.

DR. E. S. MULDER.

# MY VERBLYF TE BRONKHORSTSPRUIT

## (Okt. 1944 — Jan. 1946)

Dit was iewers in Oktober 1944 toe ek en my oorlede vroutjie (saliger gedagtenis) die rooi stofbulte vanaf die kant van Groblersdal afgesak het na ons nuwe tuiste, die histories-vermaarde Bronkhorstspruit. Toe het ons nog nie geweet dat ons verblyf aldaar nie langer as 'n skamele veertien maande sou duur nie. Toe ons die dorpie nader het ons onwillekeurig gewonder wat daar vir ons wag en hoe ons verblyf daar sal wees. Dit was, soos in al die ander gemeentes waar ek al gestaan het, die soete afgewissel met die sure; die lig afgewissel met die wolk van vertroebeling en kruis . . . .

Ek herinner my — asof dit nog gister plaasgevind het — 'n paar interessante voorvalle uit my ampsbediening aldaar. Die onvergeetlikste bly vir my, ek en my manewales met die ou „Deutsch" masjien by die pastorie, wat vir sowel die pastorie as vir die kerkgebou lig moes verskaf. Dit was in die oorlogstyd en parte vir masjienerie was baie skaars, veral vir Duitse patente. Ons ou masjien het ook al sy beste dae geken. Hy was nog gewillig — maar om hom aan die gang te kry! — Dit het meer geduld geverg as wat ek toendertyd besit het. Dikwels het hy saans vyf minute oor sewe eers begin loop, dan moes die kerk al sewe uur begin het! Dan het ek taamlik nat van die sweet, met be-oliede hande daarvandaan kerktoe genael om te gaan preek. Ai — die ou „Deutsch" — ek sal hom in Bronkhorstspruit onthou!

Helder voor my gees staan ook nog 'n voorval wat binne in die kerk plaasgevind het by 'n Nagmaalsgeleentheid. Dit was die Sondagmiddag met die Doopdiens . . . . Ons het twee honde gehad, 'n grote en 'n kleintjie, Kaptein en Vlekkie. Wanneer die kerkklok gelui word, kon ou Kaptein tog so hartverskeurend by die groothek van die pastorie gaan sit en huil! Albei van hulle was nogal lief vir die binnekant van die kerk. Hulle het graag daar gekom. Dié Sondagmiddag was die kerk stampvol mense en dit wás warm. Die Doopouers het reeds voor die kansel gestaan. Ek moes begin om die formulier te lees. Op daardie oomblik kom Vlekkie vanaf die pastorie se kant die kerk met 'n geweldige vaart binnegestorm. Sy kon haarself eers stuit toe sy by die Doopouers beland. Sy het hier geruik en daar gesnuif en voor die doopouers gaan sit en met verlangende oë en tjankgeluidjies na my gestaar toe ek begin lees. Uiteindelik het sy daar opgevlieg en die kanseltrappies opgestorm na my kant toe. Gelukkig was die deurtjie toe. Gedwee het sy omgedraai en langs die ouderling-banke tot rus gekom. Steurend? My lagspiere was toe al geweldig geprik-kel. Dit was nie die end nie. Die satan kom soms in die gestalte van

pastoriehonde die kerk binne! Ek wou net weer begin lees, toe ou Kaptein, die grote, statig, stertswaaiend, vriendelik met 'n tong wat amper op die grond hang, die kerkdeur op sy gemak binnekom. Op sy tyd het hy vorentoe geloop tot by die doopouers — ook geruik en besluit om hom by die diakens te voeg. Diaken van der Berg het op die punt gesit. Kaptein het dit ongelukkig te na aan sy skerppunt skoen gewaag. Of die diaken 'n einde wou maak aan die hondevrymoedigheid, weet ek nie, maar toe Kaptein naby kom, tref hy hom met die skerppuntskoen teen die kop. Natuurlik — 'n geweldige tjank — pandemonium onder die honde en bo-op die kansel 'n predikant wat pap nat gesweet en bloedrooi in die aangesig probeer om sy lagspiere te bedwing en om die erns van die oomblik te handhaaf!

Ek kon nog vertel het van die by wat my op die kansel gesteek het, my strikkie wat op 'n onmoontlike oomblik losgegaan het en voor my bors soos 'n stertjie geswaai het, van Oom Paultjie Bester, die donkies en ek, toe ons op huisbesoek was, van die keer toe ek 'n ruk in die donker moes preek . . . . maar genoeg.

Herinneringe bly altyd aangenaam — veral as die tyd die onaangenames begin wegskawe! Dat ek baie geleer het en verryk is (geestelik) op Bronkhorstspruit, is seker. Dit kan ook nie anders nie, veral waar daar groot en bekende figure vóór jou vanaf dieselfde kansel woord en sakrament bedien het.

My verblyf op Bronkhorstspruit, al was dit kort, sit onuitwisbaar vas in my geheue!

Ek wil u graag van harte gelukwens by hierdie feesgeleentheid. Mag Bronkhorstspruit en Sy gemeente ook deur Gods genade die hemele tegemoet groei en bloei.

G. J. J. ROOS.

# NEL en GROBLER

Foon 35

BRONKHORSTSPRUIT



## *SLAGTERS*

*en*

## *VEEHANDELAARS*



*Ons Spesialiteit:*

GEURIGE BOEREWORS



PRIMA BEESVLEIS en SKAAPVLEIS

*altyd in voorraad.*

VICTORIA DRUKKERY, SWEMMERSTR. 504, PTA.